SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 30 SEPTEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op die pakketbulletinborde.

STILSLEUTEL

Met leedwese kondig ons die afsterwe aan van Don Wilson ZS6DON vroeer ZS3DW op 29 Julie 2001 na 'n lang siekbed. Hy was 'n lid van die Kaapstadtak. Hy was baie jare opleidingsbeampte in Oranjemund. Na sy aftrede in 1987 het hy na Gauteng verhuis. Aan sy eggenote Sybil en vier kinders betuig ons ons innige meegevoel.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus

REGISTREER NOU VIR BESOEK AAN ITU TELEKOM AFRIKA 2001

UITNODIGING

MINI-INDABA UITGESTEL

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE ZS6CDF

HAMNET NAGEBOOTSE NOODWEDSTRYD UITSLAE

KLUBNUUS

ANTENNA EN DIE WET

VOORTPLANTINGSVERSLAG

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

REGISTREER NOU VIR BESOEK AAN ITU TELEKOM AFRIKA 2001

Die Internasionale Amateurradio Unie sal 'n uitstalling by die ITU Telekom Afrika 2001 hê. Die tema van die uitstalling is "Bridging the digital Divide". Die geleentheid sal deur baie verteenwoordigers van regerings in Afrika bywoon asook die wêreld se Telekommunikasie Industrie. Hierdie is 'n gulde geleentheid vir amateurradio om sy merk te maak as 'n diens van nasionale belang vir 'n land en om regerings oor te haal om Amateurradio by die Wêreld Radio Konferensie 2003 te steun. WRC2003 is van besondere belang omdat die uitbreiding van die 7 MHz band en die nuwe S25 reëls op die agenda verskyn.

Die IARU stalletjie sal op drie temas fokus: Ramp-kommunikasie, Nuwe tegnologie in Amateurradio en Amateurradio as 'n tegnologie opvoedings middel. Die stalletjie sal deur Tim Ellam van Kanada, Tafa Diop van Senegal en verskeie SARL beman word. As jy belangstel om die stalletjie te beman, stuur asseblief jou kontakbesonderhede aan: IARU@intekom.co.za. 'n Voorskou vergadering

sal gehou word om alle persone wat help om die IARU stalletjie te beman, in te lig.

Om 'n kykie te hê hoe die stalletjie sal lyk, besoek die IARU webwerf by www.iaru-r1.org.

Kaartjies om die uitstalling ter besoek wat van 12 16 November by die Gallagher Estate in Midrand gehou word, kan verkry word duer aanlyn te bespreek voor 10 November. Kaartjies by die deur sal R50 kos vir die dag of R100 vir die week. Die uitstalling sal daagliks van 10 00 tot 18:00 oop wees.

UITNODIGING

Het jy al ooit aan die belangrikheid gedink en die waarde wat ons noodnetwerk sal hê in geval 'n nasionale ramp soos die tragedie in Indië en Amerika ons sal tref! Na wie sal die owerhede keer? Die Suid-Afrikaanse radioliga is die enigste nasionale liggaam wat deur die owerhede erken word wat amateurradio in Suid-Afrika verteenwoordig en dus die SARL raadpleeg in hierdie sake. Die SARL is die enigste liggaam met uitgebreide netwerk van mense wat betrek word op streeks en nasionale regeringskomitees om sake rakende amateurradio te bespreek om die belange van amateurs te beskerm. Daar is baie voorbeelde, maar die jongste is omgewings aanslag en bedreiging vir antennamaste. Om steeds dienste aan die amateurradio-gemeenskap te lewer, benodig ons jou lidmaatskap. Hernu asseblief jou lidmaatskap indien jy dit nog nie gedoen het nie. Of as jy graag by die SARL wil aansluit, kontak asseblief vir Veronica by die Nasionale Amateurradio Sentrum by 011 675-2393 of besoek die SARL webwerf by www.sarl.org.za. Dit is die regte ding om te doen!

Aan ons getroue lede wat hulle ledgelde betaal het, wil ons graag ons dank en waardering betuig.

MINI-INDABA UITGESTEL

Die mini-Indaba wat op 13 Oktober gehou sou word is uitgestel omdat die datun 'n aantal klubs nie gepas het nie. Klubs word versoek om datums wat geskik is spoedig aan Hans Potgieter, ZS6ALJ te faks of per e-pos te stuur.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE ZS6CDF

'n Spesiale geleentheidstasie, ZS6CDF, sal op 6 en 7 Oktober 2001 vanaf Cullinan op die lug wees ter viering van die jaarlikse Cullinana diamantfees. Die stasie sal van 10:00 tot 17:00 SAST op die 40, 20, 6, en 2 meter bande aktief wees. Die stasie sal op die volgende modusse uitsaai: FM en ESB foon, pakketradio en Stadige Aftas TV. Amateurs binne die bereik van Cullinan wat graag vir Willie ZR6ARF wil help met die oprigting en bediening van ZS6CDF kan hom skakel by: Pretoria 734- 1471.

HAMNET NAGEBOOTSE NOODWEDSTRYD UITSLAE

Al Akers, Provinsiale direkteur, Hamnet Oos-kaap het die uitslae van die noodwedstryd gehou op 8 April bekend gemaak:

Enkeloperateur stilstaande mobiel ZS4BS 1278 punte ZS2U 1116 ZS6VE 852

Enkeleperateur Draagbaar ZS6XT 2247 punte

Multi-operateur Draagbaar ZS4BHF 1728 punte ZS6DX 1344 ZS6RPJ 552 Z21PES 512

Enkeloperateur basisstasie ZS5WI 1274 punte ZS6BUU 952 ZS5WP 570 ZS1B 516 Ve4els geluk aan die wenners. Die algemene gevoel is dat die wedstryd genotvol was, slegs 12 logstate was ontvang. Dertig deelnemrs en omtrent twee maal soveel wat punte uitgedeel het, het deelgeneem. Willie ZS5WI se aanmerking was: Genotvolle wedstryd maar verdien groter ondersteuning. Selfs 'n draagbare stasie in Zimbabwe, Z21KJ het deelgeneem. Skynbaar bestaan onsekerheid oor sommige katgorië dus word dit weer genoem.

Enkeloperateur stilstaande mobiele stasie maak gebruik van die normale HF mobiele apparaat vanaf net een standplaas. Mobiele operateurs wat punte gee mag beweeg maar moet die area aandui vir punte bepaling doeleindes.

Enkeloperateur basissatsie word vanaf die huis bedien of van die klubstasie maar net een operateur mag dan deelneem.

Die vier kategorië is gebaseer op die mees moontlike gevalle tydens nood of ramptoestande.

AANKOPE PER KREDITEKAART

Wanneer aankope by HK gemaak word, hetsy vir boeke of betaling van ledegelde ens, moet benewens die volle kredietkaartnommer ook die laaste drie syfers agter op die kredietkaart verstrek word. Die kredietkaartmasjien by HK sal nie die transaksie verwerk sonder die laaste drie syfers nie. Vergewis jou asb van hierdie vereiste.

KLUBNUUS

Tydens Vrystaat Amateurradioklub se AJV op 15 Septeber 2001 te Bethlehem is die volgende lede op die bestuur verkies. Voorsitter: At van der Walt ZS4VS O/voorsitter: At dee Bruin ZS4AT Sekretaresse: Ellen de Bruin ZS4EDB Bykomende lede: Badie Badenhorst ZS4PA Kobus Breytenbach ZS4DD Johan Greyling ZS4JHG

Die Potchefstroom Amateurradioklub se AJV het op 8 September 2001 plaasgevind. Die volgende lede is tot die komitee verkies vir die komende ampsjaar. Voorsitter: Joe Mayer ZS6ANW O/voorsitter: Stef Terblanche ZS6AOK Tesourier: Chris Viljoen ZS6BYQ Sekretaris: Bill van der Walt ZS6WDV Bykomende lede: Henk Langenhoven ZS6PHM, Tony Liebenberg ZS6BKI, Rennie van Rensburg ZR6RAN, Johan Bamberger ZR6ATV, Nico van Rensburg ZR6NVR

Die Raad van die SARL bedank die uittredende lede vir hulle toewyding die afgelope jaar en wens die nuwe bestuur alle sukses toe met hulle bereidwilligheid om in belang van die amateurradiodiens hulle tyd en kragte aan te bied.

WESRAND RADIOAMATEURKLUB KATTEBAK VERKOPING

Die Wesrand radioamateurklub hou 'n kattebak verkoping op Saterdag 27 Oktober 2001 by die klubhuis in Krotonlaan Welteveredenpark. Neem kennis die hekke open om 12:00 sodat diegene wat Saterdagoggende werk ook die verkoping kan bywoon. Dit geld ook vir verkopers. Vir meer inligting skakel Bill van Zyl by 011 726- 6807.

ANTENNAS EN DIE WET

Soos verlede week aangekondig sal Tim Ellam, VE6SH, een van die IARU deskundiges, 'n lesing oor Antennas en die Wet op 14 November by die NARS lewer. Tim is 'n prokureur en spesialiseer in kommunikasie en tegnologie sake. Hy het onlangs 'n amateur in Vancouver in 'n verhoor verteenwoordig oor 'n toring wat tot 40 voet hoogte beperk was. Hoewel Tim se ondervinding uit Kanadese sake kom, maar as 'n internasionale regsgeleerde kan hy sy kennis met ons deel en in 'n oopgesprek, Suid-Afrikaanse amateurs inlig hoe om hierdie groeiende probleme te bemeester.

Tim is die mede-skrywer van die ARRL publikasie  Amateur radio and the Law . Hy het 'n getekende kopie van die boek geskenk as prys vir bywoning.

Die lesing word 18:30 vir 19:00 beplan op Woensdag 14 November 001. Om met reêlimgs te laat vlot verloop, bespreek jou sitplek deur e- pos te stuur aan: armi@intekom.co.za of per faks aan: 012 991-5651. Dit sal die orginiseerders help met die reëlings en bediening van ligte verversings. Hierdie SARL geleentheid word gratis aangebied. Tim Ellam sal ook deelneem aan die Amateurradio vir Afrika werkswinkel en ook aan die ITU Beleid en Ontwikkeling werkswinkel oor Noodkommuniksies.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Gedurende die afgelope week het die sonvloed onverwagte hoë waardes bereik. Verlede naweek het die waarde tot byna 280 gestyg. Terselfdertyd was die geomagnetiese aktiviteit laag. Hierdie kombinasie het gesorg vir besondere goeie voortplantingtoestande regdeur die hele HF spektrum. Op dinsdagoggend 25 september om 06:32 SAST het 'n groot sonfakkel plaasgevind. Dit het aansienlike effekte op die aarde veroorsaak. Nie net is HF verbinding geaffekteer nie, maar teen 10:30 SAST is probleme selfs met satelliet-kringe ondervind. Gelukkig het dinge baie vinnig na normaal herstel en was die maksimum bruikbare frekwensies binne twee dae weer bo normale vlakke. Vandag word 'n sonvloed waarde van bo 250 nog verwag, so weereens behoort voortplanting besonder goed te wees. Sekere van die Amerikaanse voorspellers verwag dat die sonvloed die hele oktobermaand bo die 200 merk gaan wees. Dit behoort te veroorsaak dat oktober ook 'n "mooiste mooiste" maand op die HF bande kan wees.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnuus@mweb.co.za te stuur met 'n afskrif aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz. Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10 uur op 3750 kiloherz en 21,560 megahertz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word. Ons bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig. Hierdie bulletin is saamgestel en gelees deur Marten ZS6ZY in Pretoria. U het geluister na ZS6SRL. Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe. Totsiens almal. /ex

1

3

1

4

4